# Ons harte is verheug dat God













1 2 3 4 5 6

X Lied :

2

Hy wat sy eie weg wil gaan,

sien dwaallig soms vir sterre aan,

en as die skynsel hom bekoor,

dan dwaal hy van die regte spoor.

3

God ken alleen die regte pad

wat uitloop op die hemelstad;

Hy weet of voor- of teëspoed

die beste is vir ons gemoed.

579

4

waar niemand anders help, help Hy;

as mense wyk, staan Hy ons by.

In rus en vreugde, nood en stryd,

bly Hy dieselfde deurentyd.

1 2 3 4 5 6

X Lied :

5

As ons die doodsvallei betree,

kan selfs ons beste vriend nie mee,

maar Hy, die troue Vriend in nood,

Hy bly by ons déúr graf en dood.

6

Kom, tree ons dan bemoedig voort;

die Here rig ons deur sy Woord.

Al lei ons pad deur smart en vrees,

sal ons nie meer kleinmoedig wees.